# My volk, Ek self het jou verwek

480

My volk, Ek self het jou ver - wek,

met lief - de jou na My ge - trek;

'n kind - jie aan die hand ge-lei,

só was jy al - tyd - deur by My.

Jy het leer loop, en voor jy vra,

het va - der - han - de jou ge-dra.

1 2 3

X Lied :

2

Ek het in krankheid jou genees,
was van jou groei die krag gewees.
Maar jy het weggedwaal van My;
jy kies die sondeheerskappy!
Jy eer My nie met rein gemoed;
erken die hand nie wat jou voed.

3

Dis nie jou dood wat Ek begeer,
maar dat jy jou tot My bekeer.
Laat al jou slegte dade staan -
waarom wil jy verlore gaan?
Net Ek, die Heer, kan skuld vergeef.
Keer jou tot My en jy sal leef!